WIKIPEDIA

# Oksitaans

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Oksitaans**, bekend as **Lenga d'òc** [lɛŋgoˈdɔk] en **Occitan** [utsiˈtɒ] in Oksitaans, **Langue d'oc** in Frans, is 'n plurisentriese Romaanse taal wat in die Suid-Franse provinsies Languedoc, Provence, Limousin, Auvergne, Dauphiné en Gascogne op sowat 'n derde van die Franse staatsgebied asook in Monaco, in twaalf Italiaanse Alpevalleie en in die Katalaanse Val d'Aran gepraat word waar dit amptelike status geniet en ook as Aranees (*er aranés*) daarna verwys word. As Middeleeuse literêre taal is Oksitaans gewoonlik Provensaals genoem volgens een van sy hoofdialekte.

| **Oksitaans** *lenga d'òc* | |
|---|---|
| Gepraat in: | Frankryk<br>Spanje<br>Italië<br>Monaco |
| Gebied: | Suid-Europa |
| Totale sprekers: | 2 miljoen[1] |
| Rang: | 93 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Romaans<br>Wes-Romaans<br>Galloiberies<br>Galloromaans<br>Oksitaans-Romaans<br>**Oksitaans** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Katalonië (Spanje) |
| Gereguleer deur: | Conselh de la Lenga Occitana;[2] Congrès Permanent de la Lenga Occitana;[3] Institut d'Estudis Aranesi[4] |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `oc` |
| ISO 639-2: | `oci` |
| ISO 639-3: | `oci (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=oci)` |



Aranese padwysers in Bossòst, Val d'Aran

Die (Noord-Franse) benaming *Langue d'Oc* – "Taal van die Oc" – verwys na die woord *oc* (*òc* in moderne Oksitaans, afgelei van die Latynse *hoc* waarmee toestemming uitgedruk is) wat suid van die Loire vir "ja" gebruik is. Noord van die rivier was *oïl* (Oud-Frans, afgelei van die Latynse *hoc ille*) gebruiklik waaruit die moderne *oui* sou ontwikkel. Vir Noord-Franse dialekte is die taalkundige term *Langues d'oïl* ingevoer. Die Oksitaanssprekende gebied is vanaf die laat 13de eeu Oksitanië (Oksitaans: *Occitània*) genoem.

Van die totale plaaslike bevolking van veertien miljoen het na ramings sowat ses miljoen kennis van Oksitaans, terwyl sowat drie miljoen dit vlot kan praat. Die laaste moedertaalsprekers, wat geen kennis van Frans (die amptelike taal) gehad het nie, is al in die dertigerjare van die twintigste eeu oorlede. Omdat die gebruik van Standaardfrans ook op skool afgedwing is, glo baie ou mense nog steeds dat Oksitaans niks meer as 'n verbasterde plaaslike variant van die Franse taal is nie.

Die presiese beraming van die sprekertal word bemoeilik deur die afwykende kategorisering van Oksitaanse streeksvariante. So word Gaskonies, Limousin, Provensaals, Languedokies, Dauphinois en Auvergnat soms as Oksitaanse dialekte, soms as selfstandige tale geklassifiseer. Die grootste verskille bestaan tans tussen Gaskonies en Provensaals.

Oksitaanse dialekte het uit die Gallies-Romeinse variant van Vulgêrlatyn ontwikkel soos dit in die suide van die voormalige Romeinse Gallië gebesig is. Hulle toon min of geen Frankies-Germaanse invloede – in teenstelling met dialekte noord van die Loirerivier (die historiese vestigingsgebied van Franke). Uit die laasgenoemdes sou die moderne Franse standaardtaal voortspruit, gebaseer op die dialek van die Île de France, die streek rondom Parys. Oksitaans is nader verwant aan Katalaans as aan die moderne Standaardfrans.




**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

# Inhoud



# Geskiedenis

## Romeinse tydperk



'n 6de eeuse gespe wat in 1868 in die Wes-Gotiese nekropool van Tressan, Provence opgegrawe is as een van min spore wat hierdie Germaanse volk in Oksitanië gelaat het

Die Romeinse tydperk was van historiese belang vir die Oksitaanse taalgebied. Die *Provincia Romana* (dikwels kort *Provincia* genoem, waarvan die Franse *Provence* afgelei is), 'n gebied wat rofweg ooreenkom met die huidige Provence en waarvan die naam eers in 22 v.C. na Gallia Narbonensis gewysig is, is reeds tussen 125 v.C. en 118 v.C. deur Rome verower. Hierdie streek was van strategiese belang weens die handelsroetes wat Italië met Spanje verbind het – twee Romeinse paaie, die Via Domitia, wat by die Via Aurelia op Italiaanse gebied aansluit, het deur die Provincia Romana gelei. Die grootskaalse vestiging van Romeinse veterane, aan wie grond geskenk is, het bygedra tot die vroeë en intensiewe Romanisering van die streek wat dus nouer bande met Rome sou handhaaf as die latere Noord-Galliese gebiede (die huidige noorde van Frankryk).

Beslissend vir die taalkundige ontwikkeling van Noord- en Suid-Frankryk was die omvang van Germaanse invloede waaraan die streke blootgestel is. Die suide, die Pays d'Oc, het vanaf 413 onder Wes-Gotiese bewind gekom. Die

Wes-Gote was klein in getalle – groot genoeg om as heersers administratiewe strukture te vestig, maar te klein om enige taalkundige invloed uit te oefen. Hulle is reeds in 507 deur die Franke verdryf wat op hul beurt beperkte militêre en administratiewe strukture geskep het.

Vanaf 720 het die streek met die verowering van Narbonne onder Moorse bewind gekom. Die Arabiese heerskappy het voortgeduur tot in die 9de eeu en enkele spore in die vorm van leenwoorde in Oksitaans gelaat.



'n Deel van die Via Domitia, die eerste Romeinse pad op Galliese gebied, het in Narbonne bewaar gebly

## Die vroeë geskiedenis

Die eerste Oksitaanse woorde in Latynse geskrifte verskyn in die tydperk tussen 700 en 800. Die eerste bekende teks, wat volledig in Oksitaans geskryf is, dateer uit die jaar 1002. Tussen 1229 en 1232 verower Jaume I "El Conqueridor" ("Die Veroweraar") die eiland Mallorca en Valencia van die Almohadiese Moslem-heersers. Katalaans, wat in hierdie tydperk nog grootliks ooreenkom met die Middeleeuse Oksitaans, vervang Arabies as amptelike taal.




Chronologiese kaart van die taalkundige evolusie in Suidwes-Europa tussen 1000 en 2000

Die vroegste verwysing na 'n kategorisering volgens die verskillende woorde vir "ja" (*oïl*, *òc* en *si*) kom voor in Dante Alighieri se onvoltooide werk oor destydse Romaanse volkstale waarmee hy self vertroud was, *De Vulgari eloquentia*, wat tussen 1303 en 1305 ontstaan het. Alighieri se taalkundige ondersoek oor die gesproke tale van sy tyd gooi lig op die *lingua d'oco*, die taal van Suid-Frankryk; die *lingua d'oil*, soos gebesig in die noorde van die land; en die *lingua del sì* as voorloper van moderne Italiaans. Kastilies of Spaans is nie ingesluit in Alighieri se ontleding nie.

Die vroegste voorbeelde vir die benamings "Oksitaans" en "Oksitanië" is veral in Latynse tekste vanaf die laat 13de eeu gedokumenteer, maar hulle word tot in die vroeë 20ste eeu nouliks gebruik. Eers met die stigting van die Oksitanistebeweging raak hierdie name ingeburger.

## Die bloeitydperk in die Middeleeue

Die taal en letterkunde van Oksitanië speel 'n belangrike rol in die Middeleeuse geskiedenis van Wes-Europa. Die geskiedenis van die Oksitaanse letterkunde begin met die digter Willem IX van Akwitanië (1071–1127). As die taal van die *trobadors*, digter-musikante wat in hul liedere van hoë ideale, sosiale gelykheid van ryk en arm en van man en vrou, en van hoofse liefde sing, wek Oksitaans vanaf die 11de eeu belangstelling by hoofse gehore in dele van Frankryk, Italië, Spanje, Duitsland en Engeland. Vir die Engelse koning Richard I Leeuehart, seun van Eleonore van Akwitanië, was Oksitaans die moeder- en gunstelingtaal. Die groot ridderlike liefdesverhale vind vanuit Oksitaans ingang tot die Europese literatuur, die sage van Tristaan en Isolde, 'n liefdesverhaal wat naas die Artusepiek onder die belangrikste literêre werke van die Middeleeue gereken word, is – ondanks die feit dat dit van Keltiese oorsprong is – vanuit Oksitanië dwarsoor die vasteland versprei.

Vroueverering en 'n kosmopolitiese kultuur word versterk onder die invloed van die Kathare, 'n gnostiese beweging wat 'n eie soort christendom ontwikkel het. Die Oksitaanse kultuur van vryheid en verdraagsaamheid het van die gebied die vooruitstrewendste en welvarendste in Europa gemaak, en sy boodskap het vinnig versprei en feitlik alle Europese howe beïnvloed.

## Kulturele bande met Katalonië

Die graafskap Barcelona het noue betrekkinge onderhou met Oksitaanse graafskappe en ander geweste oos van die Pireneëreeks. Katalaans en Oksitaans is deur Middeleeuse sprekers as sustertale of selfs as dialekte van 'n gemeensaplike taal waargeneem. So kon Oksitaanse *trobadors* hul kulturele invloed reeds vroeg maklik laat geld in die Katalaans-Aragonese Konfederasie waar nuwe konsepte van ridderlikheid en hoofsheid, wat saam met die nuwe liefdesliriek aanklank in adellike kringe gevind het, beslissende invloed op die Katalaanse koningshof uitgeoefen het. Katalaanse heersers en hoë adellikes het nie net na die liedere van Oksitaanse *trobadors* en *joglars* geluister nie, maar

ook self begin om gedigte en melodieë te skryf. Koning Alfonso II van Aragón (omstreeks 1162–1196) het die trobadorkuns aktief bevorder en liedere uit sy eie pen bygedra. Hy is deur sy tydgenote met die bynaam "die trobador" vereer.[5]

## Die kruistog teen die Kathare

Gedurende die kruistog teen die Albigensers of Kathare tussen 1209 en 1229/44 het Oksitanië, wat tot dusver de facto onafhanklik was en onder Katalaans-Aragonese invloed gestaan het (veral die graafskap Tolosa), onder die bewind van Franse konings gekom. Die Franse besetting van Oksitanië het 'n einde gemaak aan die noue betrekkinge met Aragón-Katalonië. Die heersers van Aragón en Katalonië het hulle belangesfeer vervolgens uitgebrei na die Iberiese Skiereiland, waar hulle aktief betrokke was by die Christelike herowering, die sogenaamde *Reconquista*, en die westelike Middellandse Seegebied.

Die Oksitaans-Katalaanse neerlag in die Albigensiese oorlog, waarvolgens Oksitaanse adelshowe verdwyn of aan belangrikheid verloor het, het die trobadors van hul kulturele en finansiële basis ontneem. Die Dominikaanse Orde, wat namens die Rooms-Katolieke Kerk die godsdienstige vervolging van Kathare bedryf het, het ook die trobadorliriek as "goddelose kunsvorm" geteiken. So het baie trobadors, saam met ander Oksitaniërs, na Katalonië gevlug waar hul kunsvorm steeds hoë aansien geniet het – veral omdat Katalaanse heersers Oksitaans, die taal van trobadorliriek, as die poëtiese variant van hul eie taal gewaardeer het. Opvallend genoeg is die destydse Katalaanse letterkunde deur diglossie (tweetaligheid) gekenmerk – Prosa is in Katalaans geskryf, terwyl digters die voorkeur aan Oksitaans gegee het.[6] Naas Katalonië was ook Italië en lande so ver as Hongarye veilige toevlugsoorde vir *trobadors*.[7]

Oksitaniërs, wat in hul geboorteland gebly het, het die Noord-Franse steeds as buitelanders beskou en in die volgende eeue argwanend teenoor die Paryse regering gebly. Die Franse Rewolusie van 1789 is in die gebied ewe sterk ondersteun soos die gedagtes van die antiklerikalisme en radikale sosialisme. Vandag is daar weer 'n klein maar groeiende beweging wat die nagedagtenis en erfenis van die Kathare in die plaaslike publiek bevorder.

Die Katalaanse parlement het aan Oksitaans naas Katalaans en Kastilies (es) in 2010 die status van derde ampstaal verleen.

## Ontwikkeling in die moderne tyd

Sedert die kruistogte het die Oksitaanse bevolking hulle identiteit min of meer deur die gebruik van die eie taal bewaar, terwyl ook die naam Oksitanië vir die taalgebied vanaf die 13de eeu algemeen aanvaar is. Met die edik van Villers-Cotterêts is Frans in 1539 tot die enigste ampstaal in Frankryk verklaar en Oksitaans afgeskaal tot 'n eenvoudige streeks- en omgangstaal (Frans: *patois*). Oksitaanse intellektueles en skrywers soos Michel Eyquem de la Montaigne en Charles baron de Montesquieu het vervolgens na Frans oorsgekakel. Terwyl dit eeue lank beperk gebly het tot die omgangstaal van die Oksitaanse platteland, het Romantiese strominge in die 19de eeuse literatuur- en kultuurbedryf nuwe belangstelling in Oksitaans gewek.

# Dialekte

Die hoofsaaklike taalvariëteite of dialekgroepe van die Oksitaanse taal is

- **Noord-Oksitaans (*Nòrd-Occitan*)** met Limousiens (in die Limousin), Auvergnaties (in die Auvergne) en Alpynse dialekte in die suidelike deel van die Franse Alpe,
- **Suid-Oksitaans (*Occitan Meridional*)** met Languedokies (in die Languedoc), Provensaals (in Provence) en Nissart in die omgewing van Nice (waarby Nissart dikwels ook by Provensaals gereken word) en
- **Gaskonies (*Gascon*)** (in Gascogne) met onder meer Aranees in die Spaanse Val d'Aran (Aranvallei). Weens sy talle afwykende taalkundige besonderhede word Gaskonies soms ook as 'n eie taal beskou.



Geografiese verspreiding van die Oksitaanse dialekgroepe

Die vorming van Oksitaanse dialekte is in sy vroegste fases beïnvloed deur Kelties-Gallies in die noorde en Ibero-Akwitaans of Proto-Baskies in die suidweste van die taalgebied. Oksitaanse dialekte het sedert die Middeleeue geen ingrypende taalkundige veranderinge ervaar nie, alhoewel Frans as standaardtaal sy invloed op onder meer die woordeskat laat geld. 'n Nou verwantskap bestaan tussen Oksitaans en Katalaans, waarby die meeste verskille wat tans bestaan onder die invloed van die oorheersende Franse en Spaanse taal ontstaan het. Die spelling van Oksitaans neem gewoonlik Frans as sy voorbeeld, terwyl Spaanse skryfwyses na Katalaans oorgedra is.



Oksitaanse dialekte volgens Frédéric Mistral

## Normtaal

Vanaf die eerste helfte van die 20ste eeu is in Frankryk met die normering van Oksitaans begin om 'n oorkoepelende standaardtaal (*L'occitan estandard*) en spelwyse vir alle Oksitaanse dialekgebiede te skep. Die drywende krag agter hierdie proses was die Instituut vir Oksitaanse Studies (*Institut d'Estudis Occitans*) in Toulouse (*Tolosa*). Standaardoksitaans berus op twee taalkundige pilare waarby die klem op etimologiese wortels val:

- die Middeleeuse *koiné* of algemene volkstaal soos dit uit die bloeitydperk van die *trobadors* oorgelewer is, en
- die Sentraal-Oksitaanse dialek (Languedokies) soos dit tans in Languedoc gebesig word (as die mees behoudende van alle Oksitaanse dialekte).[8]

Standaardoksitaans word intussen as norm in die hele taalgebied aanvaar, met uitsondering van Provence waar steeds voorkeur gegee word aan fonetiese spelwyses, soos gevestig deur die gewilde digter Frédéric Mistral en sy *Felibritge*-beweging.

## Amptelike status

Oksitaans word aan die begin van die 21ste eeu nog in Frankryk steeds nie as ampstaal gebruik nie – die tweede artikel van die Franse grondwet erken uitsluitlik Frans as staatstaal. So berus alle aktiwiteite ter bewaring van Oksitaans op privaat insiatiewe. 'n Eie televisie- en radiostasie is gevestig (*TV Occitània* en *Ràdio Occitània*), terwyl die openbare Franse televisiekanaal France 3 gereeld nuusberigte in Oksitaans uitsaai. Suid-Franse kinders kan die Oksitaanse taal in besondere kleuterskole, die sogenaamde *calandretas*, aanleer. Oksitaans verskyn ook af en toe op die ingangspadborde van verskeie dorpe.



Padteken met die stadsnaam *Marseillan* in albei die Franse en die Oksitaanes tale met die Oksitaanse teks in die Oksitaanse kleure (goud en maroen). Die wapen van Oksitanië verskyn ook op die padteken

## Moderne digters

Dit was veral die werk van die digter Frédéric Mistral (Oksitaanse spelling: *Frederic Mistral*, 1830–1914) wat aan die beginpunt van die nuwe bloeitydperk van die Oksitaanse taal staan. Saam met ander jong skrywers het hy op 25 Mei 1854 die kultureel-politieke beweging *Felibritge* (Frans: *Félibrige*) gestig wat pogings onderneem het om op die grondslag van die Provensaalse dialek 'n nuwe standaardtaal te skep wat ook vir literêre doeleindes geskik sou wees – saam met 'n spelling wat Mistral se naam dra, die *gràfia mistralenca*. Daarnaas is die mees volledige Oksitaanse woordeboek ooit saamgestel, *Lou Tresor dóu Felibritge*.[9] Saam met voorlopers soos Abbé Joseph Roux wat die spelling gestandaardiseer het, Prosper Estieu en Antonin Perbosc word Mistral die belangrikste Oksitaanse digter beskou. Vir die gedig *Mirèio*, wat hy reeds in 1851 geskryf het, het Mistral in 1904 die Nobelprys vir Letterkunde ontvang.

Max Rouquette (Oksitaans: Max Roqueta) is 'n ander groot Oksitaans-Provensaalse digter van die 20ste eeu. Sy werk omvat talle romans, kortverhale, gedigte en toneelstukke, wat hy steeds ook self na Frans vertaal. Max Rouquette sterf in Junie 2005 op 96-jarige leeftyd in Montpellier.

## Vergelyking met ander Romaanse tale




'n Betoging ten gunste van Oksitaans as amps- en onderwystaal in 2005


Frédéric MISTRAL

LOU TRESOR DÓU FELIBRIGE

OU

DICTIONNAIRE

PROVENÇAL-FRANÇAIS

EMBRASSANT

LES DIVERS DIALECTES DE LA LANGUE D'OC MODERNE

ET CONTENANT

Die titelblad van Frédéric Mistral se Provensaals-Franse woordeboek *Lou Tresor dóu Felibrige*

| Afrikaans | Latyn | Frans | Italiaans | Spaans | Oksitaans | (Sentraal-)Katalaans | Portugees | Roemeens |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| sleutel | Vierde naamval clavem | clef/clé [10] | chiave | llave | clau | clau | chave | cheie |
| nag | Vierde naamval noctem | nuit | notte | noche | nuèit | nit | noite | noapte |
| sing | cantare | chanter | cantare | cantar | cantar | cantar | cantar | cânta |
| bok | capra | chèvre | capra | cabra | cabra | cabra | cabra | capră |
| taal, tong | lingua | langue | lingua | lengua | lenga | llengua | lingua | limbă |
| plein | platea | place | piazza | plaza | plaça | plaça | praça | piaţă |
| brug | Vierde naamval pontem | pont | ponte | puente | pont | pont | ponte | pod |
| kerk | ecclesia (<Grieks) | église | chiesa | iglesia | glèisa | església | igreja | biserică |
| hospitaal | hospitalis | hôpital | ospedale | hospital | espital | hospital | hospital | spital |
| kaas | Vulgêrlatyn formaticum | fromage | formaggio | queso | formatge | formatge | queijo | caş, brânză |

## Verwysings


1. www.ethnologue.com (http://www.ethnologue.com/show_language.asp?code=oci).
2. CLO's statements in Lingüistica Occitana *Lingüistica Occitana: Preconizacions del Conselh de la Lenga Occitana* (http://linguistica-oc.com/wp-content/uploads/2013/07/Linguistica-occitana-6-CLO.pdf), 2007, http://linguistica-oc.com/wp-content/uploads/2013/07/Linguistica-occitana-6-CLO.pdf

3. "Page d'accueil" (http://aquitaine.fr/salle-de-presse/communiques-de-presse/congres-permanent-de-la-langue-occitane/congres-permanent-de-la-lenga-occitana-un-nouvel-organisme-de-regulation-de-l-occitan-au-service-des-usagers-et-des-locuteurs.html). *Région Nouvelle-Aquitaine – Aquitaine Limousin Poitou-Charentes* (in Frans). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20131102090023/http://aquitaine.fr/salle-de-presse/communiques-de-presse/congres-permanent-de-la-langue-occitane/congres-permanent-de-la-lenga-occitana-un-nouvel-organisme-de-regulation-de-l-occitan-au-service-des-usagers-et-des-locuteurs.html) vanaf die oorspronklike op 2 November 2013.
4. "Reconeishença der Institut d'Estudis Aranesi coma academia e autoritat lingüistica der occitan, aranés en Aran" (http://www.conselharan.org/reconeishenca-der-institut-destudis-aranesi-coma-academia-e-autoritat-linguistica-der-occitan-aranes-en-aran/). *Conselh Generau d'Aran* (in Katalaans). 2 April 2014. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200226222419/https://www.conselharan.org/reconeishenca-der-institut-destudis-aranesi-coma-academia-e-autoritat-linguistica-der-occitan-aranes-en-aran/) vanaf die oorspronklike op 26 Februarie 2020.
5. Hans-Ingo Radatz (red. vert.): *Jordi de Sant Jordi: Der letzte Trobador. Eine Anthologie*. Berlin: Lit Verlag 2011. Barcelona: Editorial Barcino, bl. 12
6. Radatz (2011), bl. 12-13
7. *Oxford Bibliographies: Troubadours and Trouvères. Besoek op 24 Julie 2018* (http://www.oxfordbibliographies.com/view/document/obo-9780195396584/obo-9780195396584-0148.xml)
8. *Universiteit van Freiburg, Duitsland, Departement Romanistiek – Claus D. Pusch (2006): Das aranesische Okzitanisch* (http://www.romanistik.uni-freiburg.de/pusch/Download/publikationen/2006_Okzitanisch.pdf)
9. *midi-France.info: Occitan – the Language Today: Literature. Besoek op 24 Julie 2018* (http://www.midi-france.info/19031513_literature.htm)
10. Twee moontlike spellings

# Verdere leesstof

- Bec, Pierre: *La Langue Occitane*. Parys: Presses Universitaires de France 1994
- Stephens, Meic: *Linguistic Minorities in Western Europe*. Llandysul: Gomer Press 1976

# Eksterne skakels


Wikimedia Commons bevat media in verband met ***Oksitaans***.

**Algemene inligting**

- *Aranese, the language of the Aran Valley* (http://www.caib.es/conselleries/educacio/dgpoling/user/catalaeuropa/angles/angles9.pdf)

**Taalkundige, letterkundige en kulturele instellings**

- *Academia Occitan* (http://www.academiaoccitana.eu/)

**Woordeboeke**

- 
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Oksitaans.
- *Lexic occitan medieval (òc–francés)* (http://lengadoc.chez.com/lexic_medieval.htm)
- *Engels-Oksitaanse woordelys* (http://www.occitania.online.fr/aqui.comenca.occitania/en-oc.html)

**Aflaaibare volledige woordeboeke**

- *Academia Occitana: Diccionari General de la Lenga Occitana* (http://www.academiaoccitana.eu/diccionari/DGLO.pdf)

**Oksitaanse taalstudies**

- *Occitanism – Occitan Language Study* (https://occitanism.wordpress.com/)

| | Italiese tale |
|---|---|
| **Italiese groep** | Oskies \| Umbries \| Faliskies \| Latyn |
| | **Romaanse tale** |
| **Iberoromaans** | Aragonees \| Asturies \| Galicies \| Katalaans \| Ladino \| Leonees \| Portugees \| Spaans |
| **Galloromaans** | **Langues d'oil:** Frans \| Gallo \| Lorreins \| Normandies (Auregnais \| Guernésiais \| Jèrriais \| Sercquiais) Pikardies \| Champenois \| Waals \| Anglo-Normandies<br>**Oksitaans:** Aranees \| Auvergnat \| Gaskons \| Languedokies \| Limousin \| Provensaals<br>Frankoprovensaals |
| **Galloitalies** | Lombardies \| Monegaskies \| Piëmontees \| Venesiaans |
| **Retoromaans** | Romansch \| Ladinies \| Friulaans |
| **Italoromaans** | Dalmaties \| Italiaans \| Napolitaans |
| **Suid-Romaans** | Korsikaans \| Sardies (Campidanies, Galluraans, Logudories, Sassaries) \| Sisiliaans |
| **Balkanromaans** | Aroemeens \| Istro-Roemaans \| Meglenoroemaans \| Roemeens |
| **Romaanse Kunstale** | Interlingua \| Interlingue \| Lingua Franca Nova |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb119353893 (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb119353893) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb119353893) · GND: 4043439-4 (https://d-nb.info/gnd/4043439-4) · NKC: ge411770 (https://aleph.nkp.cz/F/?func=find-c&local_base=aut&ccl_term=ica=ge411770&CON_LNG=ENG) |